# Voor U kom ons, u kinders, staan



Voor U kom ons, u kin -ders, staan



ge - red, ver - los in Je - sus Naam.



U maak ons tot u diens be - reid



om U te eer uit dank-baar - heid.

2

U wat ons roep, U is getrou.

Ons wil gehoorsaam op U bou.

Regeer ons lewens deur u Gees -

Só kan ons waarlik diensbaar wees.

3

Laat, Heer, u seën op hul daal,

u guns uit Sion hul bestraal.

U wat beveel en - dit geskied,

wil, Heer, u seën oor hul gebied.